22.4.8 ~~2.2~~ (3)

# Dr. Malan se Kleurbeleid

## WEET U DAT Dr. D. F. MALAN

**1.** Verklaar het dat hy ten gunste daarvan is dat die stemreg na Kleurlingvroue uitgebrei moet word?

**2.** Wou hê dat die Kleurling stem na die Vrystaat en Transvaal uitgebrei moet word?

**3.** Wou hê dat die Naturelle saam met die Nasionaliste in dieselfde politieke arena moes wees?

**4.** 'n Indiër bedank het vir sy hulp teen 'n Blanke vrouekandidaat tydens 'n verkiesing in Calvinia?

*Ongelooflik sê U!*

*NEE, dit is die reine waarheid!*

## HIER IS DIE BEWYSE

Op 1 Februarie 1927 het Eerw. Mullineux die volgende voorstel in die Volksraad gedoen waarvan ons 'n foto-afdruk uit *Hansard* 1 Februarie 1927, kolom 31, hier weergee:

**Eerw. MULLINEUX: Ek stel voor—**

**Dat verlof verleen word om 'n wetsontwerp in te dien om die stemreg uit te brei tot blanke vroue by die verkiesing van lede van die Volksraad en van Prowinsiale Rade.**

**Mnr. REYBURN sekondeer.**

**†*Mnr. ALEXANDER: Ek stel as 'n amendement voor—**

**dat „blanke" geskrap word.**

Die Speaker bring toe die voorstel tot stemming soos volg, en weer gee ons 'n foto-afdruk uit *Hansard* 1 Februarie 1927, kolom 31:

> **Die SPEAKER bring in stemming dat die woord „blanke," waarvan uitlating voorgestel is, deel uitmaak van die voorstel.**

Teen hierdie voorstel dat die woord „Blanke" ingevoeg word voordat die stemreg na vroue uitgebrei word, stem toe, volgens 'n foto-afdruk uit *Hansard* 1 Februarie 1927, kolom 32, onder andere die volgende:

**TEEN—26**

| | |
|---|---|
| Ballantine, R | Macintosh, W. |
| Bates, F. T. | Malan, C. W. |
| Buirski, E. | Malan, D. F. |

Met ander woorde, Dr. D. F. Malan stem toe daarteen dat die woord „Blanke" behou moet word in die voorstel van Eerw. Mullineux.

Volgens *Hansard* 1 Februarie 1927, kolom 32, word die oorspronklike voorstel van Mullineux met die woord „Blanke" daarin toe in stemming gebring en teen hierdie voorstel dat die stemreg slegs tot Blanke vroue uitgebrei word, stem toe onder andere die volgende, soos bewys deur 'n foto-afdruk uit *Hansard,* 1 Februarie 1927, kolom 33:

**TEEN—63:**

| | |
|---|---|
| Badenhorst, A. L. | Louw, J. P. |
| Ballantine, R. | Macintosh, W. |
| Basson, P. N. | Malan, D. F. |

Met ander woorde, hier stem Dr. Malan toe teen die Mullineux voorste dat die stemreg net na Blanke vroue uitgebrei moet word.

## HIERUIT IS TWEE DINGE DUIDELIK

**1. Dr. Malan het gestem vir Alexander se voorstel dat die woord „Blanke" uit Mullineux se voorstel verwyder moet word;**

**2. Dr. Malan het gestem teen die oorspronklike Mullineux voorstel dat die stemreg net tot Blanke vroue uitgebrei moet word.**

### In 1928 was Dr. Malan egter nog meer uitgesproke.

Toe het hy, volgens 'n foto-afdruk uit *Hansard* 2 Maart 1928, kolom 1883, soos volg verklaar:—

> Daar bestaan geen wetgewing wat vandag die grenslyn duidelik trek tussen naturellevroue aan die een kant en kleurlingvroue aan die ander kant. Ek wil persoonlik graag die stemreg aan die kleurlingvroue gee. Maar watter onmoontlikheid sal dit bied vir die kanvassers om as hulle rondgaan te weet waar 'n vrou geklassifiseer moet word?

# UITBREIDING VAN KLEURLINGSTEM

In 1929 het Dr. Malan selfs verder gegaan. Toe het hy volgens 'n foto-afdruk uit *Hansard* 21 Februarie 1929, kolom 241 en kolom 242 (gesamentlike sitting) soos volg verklaar:—

> Wat ons nou hier voorstel, is om 'n skeidslyn te trek met die naturelle aan die eenkant en om die kleurlinge wat politieke regte betref, na die ander kant van die skeidslyn oor te gooi sodat hulle heeltemal in Kaapland en in 'n groot mate in die noordelike provinsies dieselfde politieke regte met die blanke sal deel. Dit is wat ons voorstel en wat agb. lede aan die oorkant in beginsel opponeer.

Dit is nog nie al nie. Op 2 Maart 1929 het Dr. Malan volgens *Die Burger* van daardie datum 'n gemengde vergadering van Kleurlinge en Blankes op Stellenbosch meegedeel—

**„Vandag is dit die Nasionale Party wat die stemreg aan Kleurlinge wil gee dwarsdeur die land."**

In 1939 het Dr. Malan al die bogaande stellings erken. Ons gee 'n foto-afdruk uit *Hansard* 2 Junie 1939, kolom 6015, en kolom 6016:

> Daar was 'n tyd gewees toe hy en ek en die hele Nasionale Party saamgestaan het vir die uitbreiding van die kleurlingstemreg, onder sekere voorbehoude, na die noordelike provinsies.
>
> Daar was 'n tyd toe hy, en veral die Eerste Minister, en ek ook daarvoor was dat op sekere voorwaardes die stemreg sou gegee word aan die kleurlingvrou.
>
> Ons het voorheen as Nasionale Party almal daarvoor gestaan dat die kleurling op dieselfde manier politieke regte sal hê as die blankes.

Hier het Dr. Malan verwys na mnr. N. C. Havenga wat destyds Minister van Finansies was onder Generaal Hertzog as Eerste-Minister.

# NATURELLE IN DIESELFDE POLITIEKE ARENA

Volgens *Die Burger* van 14 Desember 1921 het Dr. Malan die volgende telegram gestuur aan die Naturelle van Oshoek, toe hy die kandidatuur van mnr. Eric Louw in Queenstown ondersteun het:

„Geen ras het nog 'n groter liefde vir Suid-Afrika getoon as die Naturel. Hierin is hy 'n voorbeeld van ware patriotisme en behoort hy sy plek langs die Nasionaliste in dieselfde politieke arena in te neem."

# HULP VAN 'N INDIËR

Hier is 'n uittreksel uit 'n Engelse brief wat Dr. Malan geskryf het aan 'n Indiër, P. Assham, Van der Leurstraat 76, Kaapstad:—

Dear Friend,

I must thank you very much for your kind letter and valuable support as well as for "The Last Prophet" which I return herewith. I read it with great interest.

I have pleasant recollections of my relations with the Indian community of South Africa, as well as the representative of the Government and people of India during my office as Minister of the Interior. I also remember your kind assistance in Calvinia.

Mrs. Steenkamp is not one of my constituents and is seeking a cheap advertisement, which she evidently needs badly. I do not think her talent merits any reply. My constituency is more solid anti-fusion than ever and will not be stampeded by irresponsible and hysterical outbursts.

Yours sincerely,

D. F. MALAN.

**Dit sou interessant wees om te weet vir watter soort hulp Dr. Malan hierdie Indiër bedank het.**

Daarby is dit interessant om te sien hoe hy bereid was om een van ons bes bekende Afrikaner vroue, mev. Dr. Willem Steenkamp, wat veel gedoen het om behoeftige Blankes op te hef, te beledig in 'n brief aan 'n Indiër.

## STUUR HIERDIE PAMFLET AAN U BUURMAN

Uitgereik deur die Afdeling Inligting, Verenigde Party, Trafalgar-gebou, Kotzestraat, Johannesburg, en gedruk deur The Swan Press Limited, Meiklestraat, uit Endstraat, Johannesburg. Februarie 1953.